# WIKIPEDIA

# Lets

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Letlanders.*

| Lets *Latviešu valoda* | |
|---|---|
| Uitspraak: | [latviɛʃu valuɔda] |
| Gepraat in: | Letland<br>Litaue<br>Estland<br>Pole<br>Rusland<br>Wit-Rusland |
| Gebied: | Baltiese lande |
| Totale sprekers: | 3 miljoen (1,5 miljoen in Letland)[1] |
| Rang: | 160 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Balties<br>Oos-Balties<br>**Lets** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Europese Unie<br>Letland |
| Gereguleer deur: | Staatskommissie van die Lettiese taal<br>*(Valsts Valodas Centrs)* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `lv` |
| ISO 639-2: | `lav` |
| ISO 639-3: | `lav (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=lav)` |




Verspreiding van Letse dialekte



Verspreiding van Lets as huistaal in 2011

**Lets** of **Letties** (*Latviešu valoda* [latviɛʃu valuɔda]) is 'n Indo-Europese taal wat saam met Litaus en twee uitgestorwe tale, Koers en Oud-Pruisies, tot die Baltiese taalgroep behoort. Dit is die amptelike taal van Letland en sedert Letland se toetrede op 1 Mei 2004 ook een van die Europese Unie se ampstale.

Lets is nou verwant aan Litaus, maar het egter in verskillende opsigte verdere evolusie ondergaan wat kommunikasie tussen Litauers en Lette bemoeilik. Die wisselvallige geskiedenis van Letland en sy oorheersing deur vreemde moondhede - ridders van die Duitse Orde, Sweedse en Russiese besetters - het spore in die Letse woordeskat gelaat, net soos die Fins-Oegriese taal van Lyfland, een van Letland se historiese streke, Latyn, Oud-Russies en Skandinawiese tale. Die mees onlangse vreemde invloed word deur Engels uitgeoefen. Alhoewel 'n kommissie van die Letlandse parlement 'n hoë taalstandaard en -norme (insluitende korrekte uitspraak en spelling) in die openbare lewe probeer verseker en

neologismes grotendeels uit Letse bestanddele gevorm word, is enkele nuwe woorde soos *kompiuteris* («rekenaar») aan Engels ontleen.



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Onder die invloed van die naburige Fins-Oegriese tale soos Estnies plaas Lets die klemtoon op die eerste lettergreep. Die dualis (tweevoud) sowel as die onsydige grammatikale geslag het in Lets verlore geraak (die taal maak wel onderskeid tussen manlike en vroulike woorde).

Die onderskeid tussen bepaalde en onbepaalde vorme van die byvoeglike naamwoord het wel behoue gebly. Lets, wat geen lidwoorde het, maak derhalwe deur middel van verskillende vorme van die voorafgaande woord onderskeid tussen byvoorbeeld *'n groot stad* en *die groot stad*.

Die oudste Letse teks is 'n katolieke kategisme van 1585. 'n Jaar later is dit deur 'n lutherse kategisme gevolg. Opvallende elemente in Letse skrif is die strepies bo klinkers wat die lengte aangee.

# Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Latvian" (http://www.ethnologue.com/language/lav) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200517141644/https://www.ethnologue.com/language/lav) vanaf die oorspronklike op 17 Mei 2020. Besoek op 3 April 2016.


# Eksterne skakels

### Wiki-webtuistes

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Lets.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Lets.

### Taalkunde

- (de) *Ineta Polanska, Universität Bamberg: Zum Einfluss des Lettischen auf das Deutsche im Baltikum. Inaugural-Dissertation 2002* (https://fis.uni-bamberg.de/bitstream/uniba/32/1/Dokument_1.pdf)

### Taalkursusse

- *Aanlynkursus Afrikaans-Lets* (http://www.goethe-verlag.com/book2/AF/AFLV/AFLV002.HTM)

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Lets&action=edit).*

**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Baltiese tale***

**Oos-Baltiese tale:**

Lets | Litaus | Selonies † | Semigallies † | Samogities

**Wes-Baltiese tale:**

